# DIE VLAMMENDE FEZ

*Verse deur*

I. D. du PLESSIS

*Illustrasies deur*

Le ROUX SMITH Le ROUX

*Oplaag weens oorlogsomstandighede tot* 500 *beperk*



UNIE-VOLKSPERS BEPERK, KAAPSTAD

1943

HOOR, van die minaret,
Onder die koepel,
Magrib die aandgebed:
*Allahoe Akbar*!
Onder die Halfmaan en Ster
Roep hy die mense van ver:
*La ilaha il'allah*!
Wyd strek sy hande.
Hoor, van die minaret,
Magrib die aandgebed:
*Allahoe Akbar*!
*La ilaha il'allah*!
*Allahoe Akbar*!
Ver oor die lande.

DIE maan sit in 'n mik gevang
Van 'n afgeleefde appelboom
Wat met vermaerde vingers
Krampagtig aan die hemel klou.
Die rooi en swart kofijas buk
Om uit die resonante snaar
'n Trillende akkoord te pluk.
Die lig flits op 'n geel kitaar;
En soos 'n duiwetrop wat swenk,
Swyg al die sangers,
Met vae leed bevange.
Nog net een oue kreun
'n Halfvergete melodie
Van hartseer en verlange.

NET stof en as
En bakstene vir boupersele
Hier waar jy was.
Faroek, Suleiman en Abubakár,
Die stoere vissers wat met kragtige hale
Hul silwervrag kon bring tot waar die bote
Sag teen die bodem skuur,
Sit nou langs Vlagkop, en hul ou bruin toerings
Hang teen die muur:
Faroek, Suleiman en Abubakár,
Wat na die stukkende sirkel van die Baai
Stil sit en tuur.

KANALDORP lag vanaand
En orals sing die mense:
Abassi is gelambaar met Fatíma.

Die bruidskoek word gebak,
Die gaste is genooi,
Abassi is gelambaar met Fatíma.

'n Kamer kry die bruid,
'n Kamer vir haar kroos,
Abassi is gelambaar met Fatíma.

Die oulappe is min,
Die kinders sal moet werk,
Abassi is gelambaar met Fatíma.

Ellende sal daar wees,
En kommernis en nood,
Abassi is gelambaar met Fatíma.

Kanaldorp lag vanaand
En orals word gesing:
Abassi is gelambaar met Fatíma.

HOOG staan die son, en swaar
Sleep die ure verby.
Eers vanaand
Sal die honger bedaar,
Sal ons water kan kry
En krag vir die werk van die môre.

Maar Lebáran sal kom met die nuwe maan
As ons saam met die Imam brandwag staan.

By die hiel van Drieankerbaai,
As die eerste kreet
Oor die water gaan,
Sal die sekel die koring van vreugde maai,
Sal ons weet
Dat Allah vir alles sôre.

SECH Yussuf van Macassar *
Het vir sy volk gestry:
By Sandvliet in die duine
Moes hy as balling bly.

Hier waar die dof-geel kruine
Sy graf skei van die see,
Het Yussuf vir die herder
'n Amulet gegee.

Toe hy verdwaal en verder
Die bosse in wou gaan,
Het Yussuf, in sy drome,
Skielik voor hom gestaan:

„Loop tussen daardie bome—
Neem hierdie ring as pand;
En môre sal jy hulle vind
Daar aan jou regterkant."

Hier moes die dood jou bind
By sagte seegeluide,
Sodat jou graf kon word
Die Mekka van die suide:

Gebed-omringde fort.
Sech Yussuf, jy moes ly
Vir daardie ergste misdaad:
Jy't vir jou volk gestry.

*** Volgens 'n Kaapse legende het Sech Yussuf in 'n droom aan 'n herder getoon waar om sy verdwaalde kudde te vind. Die verlore graf van die Sech is naby die plek waar die herder geslaap het, ontdek.**

VERFLENTERDE kaalvoet klonkie
Wat groente verkoop in die reën,
Met jou lelike skurwe tone
En jou lendelam hoepelbeen,
Jy kom met jou venterliedjie
Deur die mistige Kaapse straat
En helder sing jy die woorde
Op jou eie koddige maat:

*Lekka, lekka ywe,*
*Laat die ghantang naderskywe!*
*Tamaties en ywe vars van die strand*
*En baie kiri slam by die hys se kant!*

Jy kom uit 'n deel van Kanaldorp
Waar die dienders gewapend moet gaan
En die weerlig van 'n skeermeslem
In 'n donker hoek neer mag slaan.
Miskien kon jy „Bismillah" sê
Vanmôre, omdat in die kas
Wat dae lank so leeg moet bly,
Daar weer 'n broodjie was?
Of dink jy al aan Nuwejaar
As die troepe deur Waalstraat stroom
Van die Bo-Kaap na die Onder-Kaap
Langs die stomp van die Slaweboom?
Is dít wat jou so laat bokspring
En dans op jou hoepelbeen,
Verflenterde kaalvoet klonkie,
As jy groente verkoop in die reën?

Ek hou van die vrolike klanke
Waarmee jy die winter tart.
Sing jy hierdie ligte deuntjie
Bo 'n somberte in jou hart?
En as jy óp na die Boereplein
Met jou boepens-mandjie gaan
Dan trek jou parmantige liedjie
Deur die strate agter jou aan:

*Lekka, lekka ywe,*
*Laat die ghantang naderskywe*!
*Tamaties en ywe vars van die strand*
*En baie kiri slam by die hys se kant*!

MET runes uit die Ooste meegebring
Deur voorgeslagte toe jou mense hier
As slawe vir die blankes rond moes spring,
Wreek jy jou nòg. Tussen die bome
Op Vlagkop tjank 'n spookhond teen die maan.
Kanaldorp lê vannag in diep swart drome;
Maar in jou krot werk jy met duiwelsdrek
En vreemde salwe vir Walpurgisnag
En woorde wat die bose geeste wek.
Geen rus vir dié wat jy verskriklik haat!
Tòg moet jy alles vir dié mag verbeur:
Apollyon jou metgesel, Beëlsebub jou maat.

LAAT die demone van die nag
Méndes gehoorsaam en met vlermuis-vlerke
Óp uit die diepste kringe van die hel
Na hierdie godverlate altaar pyl.
Laat al die vorste van die duisternis
Vergader om my vloekgebed te hoor.
Strooi nastergal en dolkruid oor die rotse
Rooi met die dowwe glim van kinderbloed.
Die Brood is vir die Swart Mis voorberei,
Die lug vol hekse wat die Bok aanbid,
Die Hoëpriester van die Hel wat reeds
Sy horings oor die onheilige altaar swaai:

Gee my die mag om die goeie
So te oorrompel dat hy beswyk.
Gee my die mag om die hoë, die reine
Se vlag tot in die modder te stryk.
Gee my die mag wat verdelg op 'n afstand,
Wat die sterkste se lede verlam en verwring,
Wat die haat laat seëvier oor die liefde,
Laat dit deur murg en senuwees dring.
Vors van die afgrond,
Skild teen die lig,
Heer van die Bose,
Hoor my!
Gee my die mag wat verskeur en verniel
In ruil vir my siel.

VYFPUNTIGE ster,
Kraal vir die kinders van die lig,
Kryt wat die goeie van die kwade skei,
Wal teen die swart poel van die duisternis
Wat swaar druk teen jou ondeurdringbare skanse—
Pentagoon,
Oase teen die euwels van die nag
Waarin die vormlose gestalte kry
En nader kruip, en tastend, tastend soek
Om deur te bars tot die verseëlde kring—
Driedubbele pantser teen die goddelose,
Die Doekoen het die Blou Was voorberei;
Die lig word dof,
Die Bok beloer my.
Gewyde Skild,
Bewaar my teen die Ruiterlose perd,
Beskut my,
Beskut my teen die Bose!

UIT die somber dal van sy drome
Het Abdullah gekom en gesien
Hoe die swermende môresterre
Die koningin bedien.

Hy dink aan sy liefde vir Ralja,
Aan Cassiem se hoogverraad:
Cassiem oor wie hy gehang het
Die wapperende vlag van sy haat.

Die dag het gekom met 'n somerson
Wat geel en geweldig vlam.
Abdullah het swyend opgestaan.
Sy wrok het opgedam

En stil het hy sy werk gedoen.
Terwyl die ander praat
Van die Chalifah, bewe hy
Van liefde en van haat.

Hy wag vir die koms van die koue maan
Wat die sabellem laat flits
As die Ratiep begin en die Heilige Vuur
In die dansers se oë blits.

As die armspier elektries spring
En die rooi rebana's dreun,
Die hoë Man by die Bank verskyn
En sy swaar gebede kreun,

Sal Cassiem van die Godsman
Geen hulp kry in sy nood;
Dan word die Lewensdans vir hom
Die vaal dans van die Dood.

Loom hang die wierookwalme,
Die sterk tamboeste blink.
Abdullah gryp 'n naaldskerp priem
En laat dit diep wegsink

In sy vlees wat magtiger as staal,
Onvatbaar is vir pyn;
En die groen vlam wat sy hart verteer
Het deur sy oë geskyn.

Nou swaai hy die gewyde swaard
In die gewyde kring.
Dít sal sy snelle antwoord wees,
Dít sal die einde bring

Aan alles wat hom dierbaar was,
Aan alles wat hy haat:
Met hierdie lem sal Cassiem boet
Vir hartstog en verraad.

Hy gryp die sabel vaster,
Die lem kom blitsend neer—
In die versteende menigte
Sien hy vir Ralja weer.

Toe weet hy alles het vergaan
Met daardie wilde stoot;
Want voor hom lê die oorwinnaar
In die vrede van die dood.

TEEN Vlagkop se hang
Trek die môremis terug.
Die vroeë lig vang
Rakelings die rug
Van Madjiet se kitaar
Toe hy opspring en stryk
Oor 'n glimmende snaar
En al singende kyk:
Óp na die helling
En Waalstraat áf
Waar die son se velling
Die mense laat draf
Om hier bo te vergader.
Hy gryp sy manel.
Die oomblik kom nader
Dat sy sal vertel
Van haar liefde vir hom.
Goudgeel is die drag
Van die Sonneblom:
Hy kyk na die prag
Van sy Karnavalpak
En nael deur die gang
Met geen duit in sy sak,
Maar 'n hart wat verlang

Om die ja-woord te kry.
Hy pluk die kitaar
En sing wild en vry
Van sy liefde vir haar.
Soos die lied van 'n voël
Vry van sorg en verdriet,
Soos die sang van 'n voël
Is die lied van Madjiet:

*Vanmôre gee Galima my die ja-woord;*
*Vanmôre swaai Galima deur die straat.*
*Vanmôre gee Galima my die ja-woord;*
*Vanmôre gee die lewe my 'n maat.*
*Dra sy 'n rooi rok,*
*Dan jok sy vir my.*
*Dra sy 'n groen rok,*
*Dan kan ek haar kry.*

Kleurbont
En bont van sinne
Trek die troepe
Waalstraat binne:
Voorlopers, bokspronge, banjo's, kitare—
Woes pluk Madjiet die geteisterde snare!
Blou, groen en pers, skarlaken en roos
Blink in die môre. Die pakke is voos,
Maar vandag sal die dansers met pouvere pronk,
Vandag maak kitare en danse hul dronk!

Tussen die walle van rooi fezze deur
Stroom hulle straat-af, 'n stortvloed van kleur
Wat bruis teen die hoek van die grys katedraal.
Kanaldorp vier fees met kortstondige praal.
Galima se groen rok
Gly blink deur die straat;
Galima se oë
Soek net na haar maat.
En rats soos 'n ribbok
Wat skrik eer jy skiet,
Spring hy uit die bende,
Hoor sy vir Madjiet:

*Vanmôre gee Galima my die ja-woord;*
*Vanmôre swaai Galima deur die straat.*
*Vanmôre gee Galima my die ja-woord;*
*Vanmôre gee die lewe my 'n maat.*
*Sy dra die groen rok,*
*Die groen rok vir my.*
*Vanaand sal ek seker*
*'n Soen van haar kry!*

KATRINA van die Bo-Kaap
Het voor haar deur gestaan.
'n Boot lê in die hawe,
Matrose kom al aan

Oor Strandstraat na die Boereplein,
Die donker strate in;
En netnou sal Katrina
Se nagtaak weer begin.

'n Halfverlepte hoedjie hang
Parmantig oor een oog.
Die rooi veer is verreneweer,
Maar staan nog met 'n boog.

Katrina dra haar beste rok.
Sy stryk die kreukels plat.
So fyn asof 'n vryer wag,
Het sy haar uitgevat.

Maar eer sy van haar huis gaan,
Kyk sy 'n keer weer om:
Lank sal die leë ure wees
Voordat sy daar kan kom.

Katrina stap deur Roosstraat:
Astrant, met slentergang.
Wie raai nou aan haar houding
Dat sy na huis verlang?

Nou kom sy by haar susters:
Die rawe van die nag
Wat by die hoeke uitskel
Of somber staan en wag.

Katrina ken haar roeping:
'n Harpy van die eer;
'n Noodgedwonge rower
Wat alles tòg ontbeer.

Katrina haat die lewe,
Katrina vrees die dood,
Katrina gaan haar slentergang,
Verdien haar bitter brood.

BY Jeddah het die pilgrims
Hul sware tog begin.
Min het daar vir hul oorgebly
Van skamele gewin.

Die lang reis uit die suide
Het soveel ingesuig,
Flou sal hul by die einde
Voor die Ka'aba buig.

Geluidloos skuif kamele
Oor die groot sandtapyt.
Die wind : 'n hete asem.
Die son : 'n tier wat byt

Deur sluiers en sandale,
Skiet oor die spierwit sand
En laat die duine sidder
Van hierdie vreemde land.

Radjáb klou aan die saalknop.
Van honger en van dors
Voel hy in hierdie hitte
Beklemming in sy bors.

Hy dink aan verre Vlagkop
By Tafelberg se kruin—
Die hitte vou sy wasem
Dig om die ronde duin.

Maar toe die goue karwiel
By Bahra skielik sink
En helder oor hul hoofde
Die nuwe sterre blink,

Maak hy, die skraalbedeelde,
*Salat* met vroom gebaar.
Toe het hy die *Malaïkat*
Se stem by hom gewaar:

„Deur die vae kronkelgange
Van jul troebele verlede
Toe die slawe vrees-bevange
Nog moes kniel met bang gebede;
Deur die newels van die nag
Wat jul broos en bitter hede
Met sy oorgeërfde vrag
Toevou in 'n donker skede,
Gloei 'n ster die toekoms in,
Bloedrooi, ryk, beloftevol,
Streep dit soos 'n vurige koeël
Wat die donderwolke kwes:
Die vlammende fez."

Toe hulle langs Sjomêsie
Se wit pilare gaan,
Sien hy 'n blink gedaante
Glimlaggend langs hom staan.

Lank is die pad na Mekka,
Maar Radjáb het 'n wagter.
Sy siel sal daarheen reis,
Al bly sy liggaam agter.

Die Bedoeïene nader:
Die aasvoëls van die duine.
Radjáb hoor net die wekroep
Van hemelse basuine.

Eers toe die sabellemme
Soos seise oor hom swaai
Het hy geweet die Dood is daar
Om hom ook af te maai.

En stil het hy gesterwe
Sonder om te aanskou
Wat elke moeë pilgrim
Lewenslank onthou.

Maar díe nag, in die duine
Van daardie verre land,
Het op die pad na Mekka
'n Vreemde lig gebrand.

## INHOUD.

## WOORDVERKLARING

*Allahoe Akbar:* God is groot.

*La ilaha il'allah:* daar is geen God behalwe Allah nie.

*Kofija:* fez.

*Toering:* spitsvormige hoed.

*Kanaldorp:* kleurlingbuurt.

*Lambaar:* verloof raak.

*Ramadan:* vasmaand.

*Lebáran:* fees aan die einde van Ramadan.

*Imam:* priester.

*Ghantang:* vryer.

*Kiri slam:* groete, komplimente.

*Bismillah:* in die naam van Allah.

*Doekoen:* toordokter.

*Chalifah:* hoë man, kalief; ook swaardspel.

*Ratiep:* swaardspel.

*Rebana*: trom.

*Bank:* apparaat van die Chalifah.

*Tamboeste:* gepunte ysters.

*Ka'aba:* swart steen in Mekka.

*Salat:* gebed.

*Malaïkat:* engel.